# So lief het God die wêreld

So lief het God die wê - reld
sy e - nig - ste, ge - gee het

dat Hy vir ons sy Seun,
ons Red - der, Lig en Steun.

324

1(b)

Wie in Hom glo, sal le - we,
sal nooit ver - lo - re gaan;
maar het die wa - re le - we
as God se erf - ge - naam.

1 1b 2 3

X Lied :

2

Die Seun het nie kom oordeel -
Hy kom om vry te spreek.
Sy koms het oor die wêreld
'n nuwe dag laat breek.
Maar hulle wat nie glo nie
bly selfveroordeeld staan:
Die liefde vir die duister
laat hul verlore gaan.

3

So kom die stryd, die skeiding,
van duisternis en lig.
Wie aanhou met die slegte,
hul lewens bly ontwrig.
Maar wie, uit God gebore,
die waarheid soek en doen,
kom dankbaar na die lig toe
as kind met God versoen.